1.

Leer my soos Henog
met U wandel
en deur geloof U te behaag.
Leer my om tot u eer te handel
totdat die nuwe môre daag.
Dié wat U aanhang, op U steun,
is in die gees, Heer, met U één.

2.

Want Henog het in donker dae
met U gewandel, trou en waar.
Hy't U geken en sonder klae
u leiding, koers en wil aanvaar.
Tot aan die einde van my pad,
wil ek só wandel; u hand vat.